72

# PSALM 72

Wil aan die ko - ning tog u reg gee,

leer U hom dit, o Heer,

laat in ge - reg - tig - heid hom op - tree,

laat hom dan so re - geer.

1 1b 2 3 3b 4 5 6

X Lied :

1(b)

Maak hom reg- ver- dig as re - geer - der

oor ons, u volk, ge - stel

en van ver - druk - tes die ver - weer - der

waar hy sy oor - deel vel.

2.

**Mag *dan die* berge *voorspoed* uitstraal**
**en *van die* reg getuig;**
**en *mag daar* oral *vrede* neerdaal**
**oor *velde* groen en ruig.**
**Mag *hy net so wees vir sy* mense**
**soos *reën is vir die* plant.**
**Maak *hom bekend oor alle* grense**
**tot *in die verste* land.**

3

Mag hy dan heers oor ver - re lan - de

en mag hul buig voor hom

van die Eu - fraat tot ver - re stran - de

en met ge - sken - ke kom.

3(b)



Mag ook die ko-nings kom van Ske - ba,



kom van die kus na hom.



Hul kom uit die woes-tyn, uit Se - ba;



van o - ral sal hul kom.

**4.**

**Hy *gee aan* hulle *sy ont*ferming**
**wat *voor g*eweld moet buk,**
**wat *roep om* hulp en *sy be*skerming**
**en *swak is* en verdruk.**
**Laat *lewe hierdie edel* koning;**
**laat *goud uit Skeba* kom,**
**laat *hulle dit met eerbe*toning**
**as *skatplig bring vir* hom.**

**5.**

**Mag *dan gedurig deur sy* mense**
**hul *hulp van* hom verwag**
**en *bid vir* hom en *seën*wense**
**bly *uitspreek* dag vir dag.**
**Laat *staan die graanoes ryk en* volop,**
**laat *groei dit geil soos* gras,**
**laat *wuif dit selfs tot op die* bergtop**
**as *welige gewas.***

**6.**

**Kom *loof die* God wat *ons te* hulp kom,**
**laat *ons Hom* eer bewys**
**so*lank die* son en *maan bly* opkom,**
**laat *ons Hom* dien en prys.**
**Loof *God se Naam so hoog ver*hewe,**
**in *lig en prag g*ehul.**
**Ja, *amen, mag sy Naam wat* lewe**
**die *hele aarde* vul.**